SUID-AFRIKAANSE RADIOLIGA

SARLNUUS SONDAG 09 JANUARIE 2004

U luister na amateurradiostasie ZS6SRL van die Suid-Afrikaanse Radioliga, die nasionale vereniging vir amateurradio in Suid- Afrika, met 'n nuusbulletin wat elke Sondag om 08:15 Sentraal Afrika Tyd (SAT) in Afrikaans en om 08:30 SAT in Engels uitgesaai word.

Hierdie bulletin is ook op die webwerf van die SARL by www.sarl.org.za en op pakketbulletinborde beskikbaar sowel as per Echolink vanaf ZS6FCS.

STIL SLEUTELS

Dit is meet leedwese dat SARLnuus die volgende stil sleutels moet aankondig:

Eugene Britz, ZS6FU, is op 21 Desember 2004 oorlede. Hy was 'n groot ondersteuner van die ou Johannesburg radioklub. Hy sal deur sy ma, broer en seun onthou word.

Die Lichtenburg Amateurradioklub kondig met leedwese die afsterwe van Corrie Grobbelaar, ZS6AMB, op 2 Januarie aan. Ons meegevoel gaan aan sy vrou, seun en familie.

Dit is met skok en leedwese dat die Port Elizabeth Amateurradiovereniging die onverwagse dood van Mike Poulter, ZR2LM, op Maandag 3 Januarie moet aankondig. Mike was n amateur vanaf die laat 1970s en het sy loopbaan in radiokommunikasie by die SAP in die vroe? 70s begin. Hy het deur die range gegaan totdat hy die hoof van die radiowerkswinkel by die destydse Mount Road Polisiestasie, in Port Elizabeth, was. Hy het by die SAP bedank en het by verskeie twee-rigtingradiomaatskappye gewerk voordat hy sy eie besigheid asn spesialis in rekenaarvideoredigering begin het. Mike was in sy vroe? 50's. Hy word oorleef deur sy dogter, Michelle, sy vorige vrou Helen, wat beide in Kwazulu- Natal woon en sy verloofde, Retha van Rensburg. Hulle sou op 8 Januarie 2005 trou.

Die SARL se innige meegevoel gaan aan al die familie en vriende van die afgestorwenes.

[POUSE]

In die nuus vandag:

EERSTE AMATEURRADIONOODKOMMUNIKASIEKONFERENSIE WORD IN FINLAND GEHOU

2005 KONSTRUKSIEPROJEKKOMPETISIE AANGEKONDIG

SUID-AFRIKAANSE RADIOAMATEURAKTIWITEITSOPNAME

TINUS LANGE 7066 TEGNIESE UITMUNTENDHEIDSTOEKENNINGS

Bly ingeskakel vir meer besonderhede hieroor en ander nuusitems.

Let asb. daarop dat die SARL-kantoor more, 10 Januarie, heropen.

Die SARLnuusdiens maak staat op nuusinsette van klubs en individue aangaande amateurradioaktiwiteite. Plaas asb. u berigte op die webwerf van die SARL by www.sarl.org.za/newsinbox.asp nie later nie as die Donderdag wat die bulletin voorafgaan. Indien moontlik doen dit asb. in Afrikaans sowel as Engels.

EERSTE AMATEURRADIONOODKOMMUNIKASIEKONFERENSIE WORD IN FINLAND GEHOU

Die eerste w^reldwye Amateurradionoodkommunikasiekonferensie word op 13 en 14 Junie 2005 in Finland gehou. Hans Zimmermann, HB9AQS, nuut aangestel as die IARU se Internasionale Ko"rdineerder vir Noodkommunikasie, het die besonderhede van Garec-2005 bekend gemaak.

Die konferensie gaan alle aspekte van amateurradio se betrokkenheid by noodkommunikasie ondersoek en daarna 'n verklaring opstel en aanvaar vir die 2005 W^reldberaad van die Inligtingsvereniging (World Summit of the Information Society (WSIS)).

Die konferensie word in Tampere gehou, `n dorp met`n lang geskiedenis in noodkommunikasie en dwars oor die w^reld bekend deur die Tampere Konvensie, die eerste internasionale verdrag vir die voorsiening van telekommunikasie ter ondersteuning van die verligting van nood.

2005 KONSTRUKSIEPROJEKKOMPETISIE AANGEKONDIG

Die Suid-Afrikaanse Amateurradio-Ontwikkelingstrust het besonderhede van sy 2005 Konstruksiekompetisie bekend gemaak. Die Trust het verlede jaar die konstruksiekompetsie geloods en die prys toegeken aan Louis de Bruin, ZS5LP, vir 'n send/ontvanger meng- en beheereenheid. Die eenheid is aan die SARL geskenk vir gebruik tydens op die lug aktiwiteite soos die President se net.

Vir 2005 is die projek `n laekrag tweeband HF GG send/ontvanger vir 20 en 40 meter wat ten volle verstelbaar is met`n uitset van ten minste 10 watt. Die ontwerp moet gebruik maak van komponente wat plaaslik beskikbaar is en buiten die kabinet moet dit in monteerstelvorm nie meer as R500 kos nie.

Daar is twee stadiums vir inskrywings. Die eerste stadium is die ontwerp op papier, wat die volle spesifikasies en `n volledige beskrywing behels. Die inskrywing vir die eerste stadium moet die Trust teen 31 Maart 2005 bereik. Drie inskrywings sal gekies word en elkeen ontvang R1 000 vir stadium 2. Stadium 2 behels die bou van`n prototipe, wat in 'n kabinet moet wees, met konstruksiebesonderhede, kringdiagramme en bedryfsinstruksies. Die voltooide eenheid met al die dokumentasie moet teen 31 Mei 2005 deur die Trust ontvang word.

Die wenner van stadium 2 sal `n Icom IC-V8 handdraagbare send/ontvanger, geborg deur Multiscource, ontvang. Die twee naaswenners sal elkeen`n 2005 ARRL Handboek ontvang. Volledige besonderhede van die kompetisie kan of op die Suid- Afrikaanse Amateurradio-Ontwikkelingstrust

se webwerf by www.amateurradio.org.za gevind word, of deur ‘n e-pos aan saardt@intekom.co.za te stuur of per faks na 012 991-5651. Geskrewe aansoeke vir die kompetisie-inligting moet gepos word na Posbus 90438, Garsfontein 0042.

SARL PRESIDENT BESOEK DIE TUINROETE RADIOKLUB

Graham and Natasha Hartlett, ZS6GJH en ZR6NHA, het op Woensdag 05 Januarie 2005 besoek afgel^ by die Tuinroete Radioklub. Die vergadering was ‘n gesellige bring-en-braai by die huis van Casey, ZS1AAS, by die Wildernes en twaalf lede van die klub het die SARL-President ontmoet en met hom gesels.

HUNTING LIONS OP DIE LUG

Die jaarlikse Hunting Lions op die Lug vind plaas oor die naweek van 15 en 16 Januarie. Meer inligting is beskikbaar op die SARL se webwerf by www.sarl.org.za/public/contests/lionita.asp.

SUID-AFRIKAANSE RADIOAMATEURAKTIWITEITSOPNAME

Om die moderne SA Amateur beter te verstaan vra die Suid Afrikaanse Radioliga jou om ons te vertel aan watter aktiwiteite jy deelneem. Om deel te neem is pret en jy kan die lewendige uitslag van die opname sien. Jy kan ook elke nou en dan gaan kyk hoe vorder die opname nadat jy deelgeneem het.

Besoek www.sarl.org.za om aan hierdie maklike en prettige opname deel te neem.

TINUS LANGE 7066 TEGNIESE UITMUNTENDHEIDSTOEKENNINGS

Die Tinus Lange 7066 Tegniese Uitmuntendheidstoekenning en Tinus Lange 7066 Junior Tegniese Uitmuntendheidstoekenning word jaarliks toegeken aan persone wat ’n tegniese projek in een van die volgende kategorie? indien:

a. Ontwerp en/of konstruksieprojek soos van ’n voorversterker, SGV-brug, herleikassie, outomatiese ID-er, praktiese antenna- idees, mas, draagbare toerusting, kragbron, ens.,

OF

b. Enige sagteware vir amateurradiogebruik.

Die inskrywing moet die volgende insluit: die werklike item (as grootte en massa dit toelaat) of fotos (veral in die geval van antennas/maste, ens) en ’n volledige beskrywing in artikelformaat met illustrasies/prente gereed vir publikasie in Radio ZS.

Die werklike artefak en die ondersteunende dokumentasie - dws persgereed vir Radio ZS, en enige ander dokumentasie, moet nie later nie as 18 Maart 2005 by die NARS afgelewer word. Alle inskrywings sal by die AJV tentoongestel word (waar prakties moontlik, anders fotos) en die toekennings sal tydens die jaarlikse dinee gemaak word. Die twee toekennings is die Junior Tegniese Uitmuntendheidstoekenning (Onder 25 jaar oud), ’n geraamde sertifikaat en ’n

kontant toekenning van R350 en die Tegniese Uitmuntendheidstoekenning, 'n geraamde sertifikaat en 'n kontant toekenning van R350.

OOS RAND VLOOIMARK

Die Oos Rand Radioklub bied 'n vlooimark aan op 5 Februarie 2005 vanaf 09:00 by die klubhuis in Springs.

Tafels is R20-00 en besprekings kan gedoen word by Johanna Harris by tel. 011-814-2121. Die vlooimark is ook die geleentheid waar die BHF-UHF lini^re versterker weggegee sal word. Kaartjies is nog beskikbaar.

VOORTPLANTINGSVERSLAG

DX-entoesiaste sal moet verwag om vir die volgende paar jaar min of meer weeekliks dieselfde verslag te kry. Daar sal beslis opwindende tye ook wees. Ons moet nie aanvaar dat toestande altyd swak sal wees nie - daar is altyd die onverwagte openinge wat baie opwindend kan wees.

Die voortplantingstoestande oor die afgelope week was weereens baie swak. Die hoofrede hiervoor is die baie lae sonvlekgetal en die afwesigheid van sonaktiwiteite. Slegs een aktiewe area het op die sonoppervlakte voorgekom.

Die sonvlekgetal op Donderdag was slegs 28,3 teenoor verlede week se 49,0. Die verwagte gemiddelde sonvlekgetal vir Januarie word op 27,0 geraam - dit was terloops verlede jaar Januarie 52,0 - dus bykans 'n 50% daling.

DAGBOEK VAN GEBEURE

10 Januarie - SARL-Kantoor heropen; 15 en 16 Januarie - Hunting Lions op die Lug; 21 tot 23 Januarie - PEARS BHF-kompetisie; 23 Januarie - Presidentsnet; 29 Januarie - SARL-Jeugdag; 05 Februarie - Oos Rand Radioklub Vlooimark; 10 Februarie - Lesingsvoorstelle vir AMSATCON2005 in te dien; 12 Februarie - RTA-lesing by NARS om 10:00; 12 en 13 Februarie - SARL HF Velddag; 18 Maart - Sluitingsdatum vir Tinus Lange 7066 Toekennings 31 Maart - Finale lesings vir AMSATCON2005 in te dien; sluitingsdatum vir stadium 1 van die 2005 Konstruksiekompetisie; 09 April 2005 - AJV van die SARL; 14 Mei - AMSATCON2005; 31 Mei - sluitingsdatum vir stadium 2 van die 2005 Konstruksiekompetisie;

Die SARL nooi u om Sondae om 10:00 na Amateur Radio Mirror International op 17 700, 9 750 en 7 082 kHz en verskeie 2 m herhalers in u omgewing te luister. 'n Heruitsending kan Maandagaande om 21:00 SAT op 3 215 kHz gehoor word. ARMI word deur Telkom en Sentech geborg.

Dit bring ons aan die einde van hierdie bulletin. Dit is saamgestel deur Dennis, ZS4BS, en gelees deur ........ vanuit ............... as 'n diens aan radioamateurs, kortgolfluisteraars en elektronikaentoesiaste.

U het geluister na ZS6SRL en baie dankie dat u by ons aangesluit het. Dankie ook aan diegene wat items vir die bulletins verskaf en aan al die amateurs wat so gere?ld die herleidings waarneem.

Hierdie Afrikaanse uitsending eindig nou en SARLNUUS wens u 'n aangename week toe.

Totsiens aan almal.

/EX